SELF BESKIKKING

Deel 3

Ons land Suid Afrika, soos ons dit geken het, is verby.

In my vorige skrywes het ek gestel dat daar slegs 2 opsies is, nl bly by die huidige bestel en glo dat ons sommer vinnig geliefd en waardeer in die Nuwe Suid Afrika sal word, of dat ons besef dat dit nooit sal gebeur nie en die roete van Self Beskikking moet stap.

Op versoek, hier volg die skakels van 2 vorige skrywes:

Deel 1: https://www.facebook.com/sewe.gemeentes/posts/1034829070031761
Deel 2: : https://www.facebook.com/search/top/…

Om dit verder af te breek is daar weer 2 opsies tov Self Beskikking naamlik Intern en Ekstern.

In Deel 2 het ek die volgende skakel geplaas vir die wat Interne Self Beskikking verkies.

Vir diegene wat voel dit is die weg vir hulle, kontak Gerhardus Swanepoel Sy FB skakel is https://www.facebook.com/gerhardus.swanepoel.9?fref=ufi . Vir Whatsup 061 439 1429. Volgens Gerhardus, as ek reg verstaan, is hulle alreeds bedrywig in oor die200 dorpe.

Vir die wat Eksterne Self beskikking verkies, is daar ook 2 hoofstrome:

1) Die wat voel dat ons weer die Boere Republieke sal terugkry. Hierdie mense werk hard aan hul planne en wat ek van Willie hoor is hulle al ver gevorderd.

Ek plaas die skakel hier om na te kyk, want daar is alreeds 'n kaart van grondgebied wat geidentifiseer is. https://www.facebook.com/…/a.17748253126…/1774825459302583/….

Ek stel voor dat julle dit lees en vir verdere navrae vir Willie Cloete, die leier van die Nasionale Konserwatiewe Party kontak.

2) Die tweede opsie is die van Kaapland. Dit is Wes Kaap, Noord Kaap en westelike dele van Oos Kaap. Die wat hierdie opsie verkies, kan Hein Marx deur die volgende skakel bereik: https://www.facebook.com/unitedlibertyalliance/videos/1696827350432207/

Voor ek begin wil ek graag die volgende se. Ek het geen probleem met enige van die rigtings nie en bepleit eerder ondersteuning aan mekaar.

So kom ons begin.

Na my beskeie mening is die Noord Kaap en weste van Oos Kaap ongerep en le braak en wag vir ons.

Dit is so al asof hierdie gebied spesiaal vir ons so gelaat is. Dit dra, volgens my kennis, slegs .1% by tot die Bruto Binnelandse Produk. Dit is daarom ook voordelig vir die regering om van die Noord Kaap ontslae te raak. Met die .1% BBP is dit dus 'n drein op die regering se Fiskale Begroting. Dit kos meer om die Noord Kaap finansieel te onderhou as wat daar ingevorder word.

Sover die Weskaap sal daar kop gekrap moet word.

Hoe sien ek my doel?

Om te verduidelik hoe dit kan werk. Hier wil ek meestal gebruik maak van die Montevideo Konvensie waarvan SA deur die ANC se ondertekening deel geword het. Sal ook vlugtig verwys na Art 235. Het dit meer breedvoerig gedek in Deel 2

Motevideo Konvensie:

Hierdie ooreenkoms staan stewig op 4 bene

1) Permanente Bevolking
2) 'n Vaste gebied
3) 'n Regering
4) Die vermoe om betrekkings met ander state aan te gaan

Punt 3 sal ek in Deel 4 bespreek, die ander 3 punte sal ek hier behandel

1) Permanente Bevolking
Die Noord Kaap is yl bevolk. Dus sal daar nie groot ontwrigtings wees nie.

Die grootste probleem hier is dat mense wat buite hierdie gebied bly nie kans sien om alles te verlaat en na 'n onontwikkelde gebied te gaan nie. Dit verstaan ek en stem saam.

Mense het werk, behuising, skole, hospitale ens. Hulle hele lewe is nog waar hulle nou bly.

So, kom ons kyk na hierdie situasie.

Daar is 4 komponente wat hierdie aksie moet dryf nl
a) Water
b) Elektrisiteit
c) Behuising
d) Werks geleenthede

Hierdie is die grondslag. So die eerste stap is om te bepaal waar die eerste groep pioniers gaan begin.

Daar is soveel mense wie deur omstandighede hul werk verloor het en desperaat is vir 'n heenkome. Na streng keuring, word hierdie mense die geleentheid gebied om te verhuis na

moontlik (op hierdie stadium) ‘n spookdorp. Daar is ‘n hele paar sulke ontvolkte dorpe in Noord Kaap.

Daar word onderhandel met sekere nywerhede en fabrieke om aanlegte daar te vestig. Sodra daar dus werks geleenthede geskep is, sal hervestiging begin plaasvind.

Deur befondsing, wat in Deel 4 bespreek sal word, word daar grootskaals gewerk aan die totstandkoming van ‘n nywerheids gebied met dorp ontwikkeling en uitbreiding.

Soos dit uitbrei, word daar meer werksgeleenthede geskep vir meer mense.

Daar sal dan geleenthede vir ander kom om eie besighede te vestig.

Intussen word nuwe nedersettings gestig.

Ek voorsien ‘n 2de Dubai opskiet, want ek ken ons mense as hulle eers hul koppe daarop gesit het.

So groei ons permanente bevolking en vind ons veiligheid en **voorspoed** vir ons en ons kinders. Ja, ‘n modern Eerste Wereld land waar ons ons regmatige plek onder die volke van die wereld inneem.

Wil net graag noem dat daar soveel is wat gedoen kan word, maar dis onmoontlik om nou alles hier te bespreek.

2) Vaste gebied:

Hier moet ons die volgende verstaan; ons sal nie die hele gebied alleen kan bewoon en beheer nie, want daar is ook die Koisan en bruin mense. Dit is hoekom daar ‘n Konfederasie geskep moet word. Ek praat nie wat onlangs gebeur het met die Koning ens nie. Nee, ons is op ons eie, regeer onsself en is onafhanklik.

Wat is ‘n Konfederasie?

Dit is wanneer verskillende lande saamstaan op sekere sake. Kyk ons na die Noord Kaap dan sal dit verdeel word tussen ons en die ander bevolkings. Elkeen is totaal onafhanklik van mekaar en het geen seggenskap in mekaar se sake nie. Slegs waar dit kom by sake van belang, oa misdaad bekamping, water ens is daar ‘n klein groep van altwee kante wat dit beheer.

Dit is totaal verskillend van ‘n Federasie.

Dus, ek glo daar is alreeds vaste grense van die bruin stamme mbt grond wat deur Koningin Victoria aan hulle toegeken is. Daar mag wel onderhandelings plaasvind mbt konsolidasie van grond.

Orania en Eureka is alreeds daar en kan ook met hul goedkeuring as groeipunte dien.

Artikel 235 wat ook deur die ANC onderteken is in samewerking met die VF+ is ook duidelik dat so 'n gebied wettiglik bekombaar is.

Dit moet wel aan sekere vereistes en prosedures voldoen, soos bespreek in Deel 2.

So vir my gaan die nie oor die politieke aspek nie, maar om te kan voldoen aan die vereistes. Dit help nie ons droom en praat nie, ons moet begin.

3) Oor hierdie punt skryf ek volgende week

4) Die vermoe om betrekkings met ander state aan te gaan

Terwyl alles aan die gang is, word verhoudings met ander lande gebou, sodat wanneer ons gereed is om Self Beskikking op te eis, hulle ons dan sal erken. Dit is ook 'n groot Internasionale vereiste. Al erken net een land ons dan.

Daar is so baie wat ons kan doen. Een van die eerste dinge is om te sien of die Oranje/Visrivier water weg herstel kan word.

Voor die Jode terug is Israel toe, was Israel 'n dorre, verlate woestyn gebied met paar nomadiese bewoners. Maar hulle het dit vinnig verander in 'n groen, welvarende land. Ons kan ook.

Vir elektrisiteit is daar Koeberg en kan ons ook sonkrag gebruik.

Simbole:

Terwyl nie almal ooit na Kaapland sal verhuis nie, is daar wel iets wat ons almal saam snoer. Dit is simbole. Hier kyk ons na 'n eie vlag, eie landswapen en volkslied. Simbole is soos spinnerakke wat almal verbind tot die middelpunt. Selfs die heel buitenste draad is verbind aan die middelpunt.

Al bly jy in die buiteland, sou jy hierdie simbole deel, dan is jy deel van 'n groter lewende organisme. Hierdie organisme is 'n volk, ons mense, ons waardes, ons taal, ons kultuur en ons God.

Ek wil 'n ernstige beroep doen op mense om asseblief die Nee/Ja stemme verwyte nou te los. Na 24 jaar raak dit werklik afgesaagd en nutteloos. Kom ek gebruik hipertetiese voorbeeld: Nee stemme sien ons as wit en ja stemme as swart. Skiet nou 'n Zebra, dit maak nie saak waar jy die doodskoot plaas nie, die hele dier vrek. Net so, maak nie saak oor die stemme nie, ons as volk is een en sal saam oorleef of saam sterf.

Die potensiaal is so groot. Harde werk, ja, maar as ons voorouers met ossewaens oor die Drakensberge kon gaan, kan ons sekerlik hierdie taak ook aanpak.

Met God is ONS tot alles in staat. Let wel "ONS"

